# Sranantongo

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Sranantongo** (*Sranan Tongo*, letterlik: "Surinaamse tong"; Nederlands: *Surinaams*) is 'n Engels-gebaseerde Kreools wat deur sowat 715 700 mense in Suriname gepraat word. Sranantongo dien saam met Nederlands, die amptelike taal van Suriname, as *lingua franca* van dié land. Dit was oorspronklik die moedertaal van die Kreole, maar word nou deur alle bevolkingsgroepe van Suriname gebesig.

| **Sranantongo** *Sranan Tongo* | |
|---|---|
| Gepraat in: | Suriname |
| Gebied: | Suid-Amerika |
| Totale sprekers: | 715 700[1] |
| Taalfamilie: | Kreools<br>Engels<br>**Sranantongo** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | `srn` |
| ISO 639-3: | `srn (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=srn)` |

**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.




Die tweede vers van die Surinaamse nasionale volkslied, *God zij met ons Suriname*, in Sranantongo

In Nederlands word Sranantongo *Surinaams* genoem, wat soms deur mense met 'n Surinaamse agtergrond as inkorrek beskou word. 'n Ander bekende Surinaamse taal is byvoorbeeld Sarnami Hindoestani, die moedertaal van die Hindoestane. Sarnami beteken ook Sranan, "Surinaams". Voorheen is na Sranantongo informeel verwys as "Taki-Taki" (geklets) of "Negerengels". Dié benaminge word as neerhalend beskou.

As geskrewe taal bestaan Sranantongo sedert die laat 19de eeu. 'n Amptelike ortografie is op 15 Julie 1986 deur die Surinaamse regering met Resolusie 4501 goedgekeur. Van Suriname se bekendste skrywers het in Sranantongo geskryf, waaronder die digter Henri Frans de Ziel ("Trefossa"; 1916–1975). Hy is die skepper van die Surinaamse volkslied, *God zij met ons Suriname*, waarvan die tweede vers in Sranantongo is.

## Verwysings

1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Sranan Tongo" (https://www.ethnologue.com/language/srn) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200510095642/https://www.ethnologue.com/language/srn) vanaf die oorspronklike op 10 Mei 2020. Besoek op 17 Augustus 2019.

## Eksterne skakels

